# PSALM 80

80



As her-der hou U wag oor ons;



U wat ons voorgaan, Heer, hóór ons.



U wat hoog oor die ge - rubs troon,



kom om u mag aan ons te toon.



Kyk af en o - pen-baar u mag



aan Is - ra - el se na- ge- slag.

1 2 3 4 5 6

X Lied :

2.
Hoe lank gaan U nog toornig bly
voor U ons help en ons bevry?
U het vir ons verdriet geskink
en trane bekersvol laat drink.
Laat dit met ons weer goed gaan, Heer,
verskyn tog as ons redder weer.

3.

U het vir ons 'n land berei,
ons uit Egipte uitgelei.
U het ons uit die verre land
as wingerdstok hier oorgeplant.
Van wes na oos het dit sy loot,
van noord na suid ver uitgestoot.

4



Die win-gerd lê nou oop en bloot,



U het die mu - re om-ge-stoot.



Dié wat ver-by-gaan, sal dit stroop



en wil - de die - re sal daar loop.



Laat dit met ons weer goed gaan, Heer,



ver - skyn tog as ons red - der weer.

5.
U wingerdstok, versorg dit weer,
U het dit self gekweek, o Heer.
U het dit self hier oorgeplant,
o Here, met u regterhand.
Dié wat met vuur ons wou verteer,
tref hulle met u oordeel, Heer.

6.
Hou, Here, oor u volk u hand,
hou ons, deur U gekweek, in stand.
As U ons aan die lewe hou
dan bly ons aan u Naam getrou.
Laat dit met ons weer goed gaan, Heer,
verskyn tog as ons redder weer.